21 JULIE 2022 | #1 310

# HUIS genoot

**WEN! R1 000 VIR 'N TENK PETROL**

## HOEKOM LEEF EK NOG?

Springs-pa se gesin in vlammehel uitgewis

## EK HOOR NOG MY VROU EN 2 DOGTERS SE GILLE UIT ONS BRANDENDE HUIS



**SY DROOM VAN NUWE BENE**

HG kuier by Kaapse meisie (6) wat albei ledemate verloor toe kar hul huis tref



**JULIA EN GEORGE**

Beeldskone boesemvriende, voor en agter die skerms

R40 (BTW INGESLUIT)
NAMIBIË N$40






**FRANCOIS KOER OOR SY NYKIE**

## Daar was groot drama agter die skerms, maar ek wéét net sy is 'Die Een'



**GEE ONS KRAG!**

Kenner Chris Yelland gee Eskom 3 uit 10 – en só sou hy dit regruk

**ONTSYFER JOU HOES**

Kug, proes of blaf jy? Só behandel jy elke soort

# HUIS genoot INHOUD

Uitgawe 1 310 21 JULIE 2022



NETWERK24
Huisgenoot.com is beskikbaar by Netwerk24.com, die bymekaarkomplek van 11 tydskrifte en 35 koerante. Teken in vir net R99 p.m.

**REDAKSIE**
021-406-4552

**REDAKTEUR** Yvonne Beyers
**NUUSREDAKTEUR** Almari Wessels
**GAUTENG-NUUSREDAKTEUR** Hilda van Dyk
**ASSISTENTREDAKTEUR** Lara Atson
**SPESIALE PROJEKTE** Charlea Sieberhagen-Grey
**EINDREDAKTEUR** Hugo Loubser
**INHOUDSREDAKTEURS** Deon Lamprecht, Johannes de Villiers, Suzaan Hall
**TEKSREDAKTEURS** Marius Visser, Janine Morris, Lana Coetzee, Lauri King, Susan Samuel
**VERTALERS** Brenda Pienaar, Edna Ellman
**SKRYWERS** Colin Hendricks, Cyril Blackburn, Jaco Hough-Coetzee, Jacques Myburgh, Jana van der Merwe, Jody-Lynn Taylor, Johané Scott, Marelize Grbich, Pieter van Zyl, Richard van Rensburg, Roxanne Mooneys
**DIGITAAL** Annami Mailovich (hoof), Abby-Gene Bissolati, Francois Haasbroek, Meghan Lawrence, Carla Visagie
**KREATIEWE HOOF** Anton Sassenberg
**ONTWERPSREDAKTEUR** Monique Petersen
**UITLEGKUNSTENAARS** Adele Brinkhuis, Gareth Seiler, Kelly Grande, Melanie Smook, Mnguni Mbhele, Neil Krynauw, Portia Ngobese, Shaakira Cader, Shanice Daniels, Tertia du Plessis
**FOTO'S EN SINDIKASIE** Nadia Swartbooi (hoof), Jennifer Prime, Kelley-Anne de Beer, Melissa Rossouw
**INHOUDSKOÖRDINEERDER** Jeremy Petersen
**GRAFIKA EN ILLUSTRASIES** Michael de Lucchi
**PRODUKSIEBESTUURDER** Jacques du Plooy
**REPRODUKSIE** Kurt Ohlson (hoof), Jéan Koegelenberg, Jermain Hendricks
**HANDELSMERKUITBREIDINGS** Mari van der Berg (hoof), Carin Vlotman, Clint Visser, Elmarie Meyer, Marthie Hand, Thomas Minnaar
**KANTOORBESTUURDERS** Nazeema White, Noleen Mendace
**KLERKE** Colin Piers, McDonald Minyuku
**ARGIEF** argiewe@huisgenoot.co.za
**BESTELLINGS** koop@huisgenoot.com
**KORTVERHALE** stories@huisgenoot.com
**KOMPETISIES** hydcompetitions@media24.com
Deur aan ons wedstryde deel te neem stem jy in om promosiekorrespondensie van *Huisgenoot* te ontvang.

**INTEKENAARSNAVRAE**
**SKAKEL 087-353-1300**
**WHATSAPP 087-353-1333**
**SMS "diens" na 31069**
**E-POS intekenare@media24.com**

**MEDIA24 LEEFSTYL**

**HOOFBESTUURDER** Nerisa Coetzee
**FINANSIËLE BESTUURDER** Jameelah Conway
**KOMMERSIËLE BESTUURDER** Bea van der Vyver
**KREATIEWE HOOF** Michael de Beer
**GELEENTHEDE** Faeza Cassim
**UITGEWERSBESTUURDER** Edwina Lyners
**VERSPREIDINGSBESTUURDER** Armand Kasselman

**MEDIA24**

**UITVOERENDE HOOF** Ishmet Davidson
**HOOF: LEEFSTYL EN NUUS** Minette Ferreira




**HOOFKANTOOR** Heerengracht 40, Kaapstad, 8001 of Posbus 1802, Kaapstad 8000.
**JOHANNESBURGSE KANTOOR** Kingsway 69, Auckland Park, 2092 of Posbus 786291, Sandton, 2146.





MEDIA24
Uitgegee deur Media24 Weeklikse Tydskrifte.
CTP Printers Kaapstad.




# MENINGS OOR STORIES OP HUISGENOOT.COM



## 1 JOHAN STEMMET: DIS LEKKER BY DIE SEE!

Die oudaanbieder van *Noot vir noot* en sy vrou, Coleen, het die Goudstad vir die Weskus verruil – maar hy's nog net so besig soos altyd, vertel Johan

**Johan, ons mis jou vreeslik baie op die televisie.** *Noot vir noot* was een uit 'n miljoen. Hou duim vas dit sal terugkeer noudat die covidregulasies verslap is. Geniet die Weskus en alles wat jy doen. Jy lyk goed!
**CONNIE**

**Hoekom die Weskus en nie die Tuinroete nie?** Ons het darem reeds ons eie celeb, Riaan Cruywagen! Ek kom self van die Weskus, gebore en getoë, maar wil om vele redes nie teruggaan nie. Maar ja, ons mag verskil, dis 100% reg so.
**GERDINE**

**Welkom hier in die paradys; jy het reg gekies.** Daar is geen mooier en beter plek as Langebaan nie. Geniet ons vars seelug en vriendelike mense. Dra so nou en dan een van daai bont TV-onderbaadjies van jou oppie dorp!
**SANDRA**

**Johan, jou professionele benadering en hardwerkendheid was nog altyd 'n inspirasie vir my.** En nou inspireer jou stokperdjie – jou kitaarversameling is indrukwekkend! – my ook om balans te kry in my lewe. Dankie.
**MARIUS**

## 2 Eish! Francois Jacobs woedend oor onwelvoeglike Facebookfoto's

***Bottom line*, moenie onwelvoeglike foto's neem nie.** En moenie jou so heilig hou wanneer daai foto's opduik nie. Leef so dat jy niks het om weg te steek nie. Dan sal niemand bodder om jou te "hack" nie. Ek sê maar net.
**DESIREE**

**Ek *love* vir Francois en sy program. Hy is so 'n goeie akteur.** Hou net jou kop hoog, Franna, maak nie saak wat die mense van jou sê nie.
**JEANNE**

## 3 Germiston-ma: Onnies en kantoortannies is die ware skoolboelies

**Ek stem 100% saam!** Daar was 'n hele paar ou drake – onderwysers wat skoolkinders gehelp het om ander te boelie. Dankie tog dat daar ook engele in die geledere van die onderwysers was en nog steeds is.
**NATASJA**

**Mens kry ook ouers wat baie sleg optree teen onderwysers.** En kinders wat nie tuis gedissiplineer word nie. Boelies word nie in klasse gedeel waarvan een erger as die ander is nie. Almal moet net mekaar begin respekteer.
**DOMINIQUE**

## MY STORIE Mense maak hart oop, selfs in moeilike tyd

**DIT** klink dalk geyk, maar dit is werklik heerlik om te kan sê my vertroue in die mensdom is herstel.

Onlangs moes ons die hartseer nuus verneem dat 'n ou kennis uit ons skooldae kanker het. Nodeloos om te sê was dit vreeslike nuus vir ons vriendin, maar boonop was haar finansiële omstandighede haglik en het sy alleen in die wêreld gevoel, met niemand om haar te help nie. 'n Mens kan jou beswaarlik indink hoe moedeloos en gebroke jy in haar skoene sou voel.

Maar wonderbaarlik kom 'n engel, ook van ons skooldae, oor haar pad en gou is 'n ondersteuningsgroepie gestig. Almal ou skoolmaats en kennisse.

Wat dit so merkwaardig maak, is dat sommige van hierdie mense mekaar amper 40 jaar laas gesien het. Maar dit het hulle nie verhoed om hul harte en beursies vir iemand in nood oop te maak nie.

'n Spesiale hulpfonds is gestig en van dwarsoor Suid-Afrika en selfs vanuit Australië het mense bygedra wat ook al hulle kon afknyp. Gou was daar 'n stewige bedrag waarmee die noodsaaklikste kostes betaal kon word.

Om van die emosionele ondersteuning nie eens te praat nie – mense het tyd gemaak om haar te besoek en dit het haar gemoed gelig. Sy glimlag weer. Haar las is ligter. Dis 'n riem onder die hart dat mense in hierdie tye, wat op vele terreine moeilik is vir almal, steeds so vrygewig kan wees. Dit het my net weer laat besef: Dit is mos hoekom ons op aarde is – om mekaar te help, by te staan, saam aan ons laste te dra.

Mooi so, oud-Stoffies, julle maak 'n mens so trots en dankbaar.
**RONEL**

E-pos hgnbrief@huisgenoot.com. Bydraes vir My Storie moenie langer as 300 woorde wees nie.



## WENBRIEF Lapmasker waai, maar my ander masker bly

**DIE** masker agter die masker agter die masker . . .

Ná twee jaar word ons eindelik weer "ontmasker" en keer ons uiterlik terug na die "normaal" voor die pandemie.

Op straat kan ons weer emosies op mekaar se gesig lees eerder as om net na leidrade in ander se oë te soek.

Maar daar is ook die ander masker waaragter ek al baie langer skuil en nog glad nie van plan is om af te haal nie. Die masker wat ek dra om so min as moontlik van my innerlike gevoelens deur te gee aan ander.

Daar is so min mense wat jy werklik met jou emosies en hartsake kan vertrou, want gou word dit as 'n lekker storie aan ander oorvertel. En vandag se vriende verdwyn alte dikwels oornag, sonder enige verduideliking.

Die feit dat ek 'n introvert is, maak dit makliker om die diepe self nie aan ander te ontbloot nie.

Selfs nie eens nadere vriende en familie besef hoe min van die ware ek hulle sien nie.

Jy lag met 'n traan en dra jou pakkie self.

Ek vier saam met almal dat die lapmasker kon waai, maar my ander masker bly.
**MASCARINA**

### BEGRIP VIR DEPRESSIE BRING WARE HOOP

"Depressievegter Liz" se brief (22 Junie) verwys: Covid, die inperking en "nuwe normaal" het ook sy merk op ons gelaat.

Ons studentedogter se laatslapery en traagheid blyk toe simptomaties van erge depressie te wees. Ná 'n maniese episode wat haar in 'n hospitaal en inrigting laat beland het, het sy uitgevind sy ly aan bipolêre gemoedsteuring.

Ek het oornag oud geword en kon sien hoe my man ook sukkel. Dis moeilik om regtig daar te wees vir jou kind as jy so hard baklei teen jou eie vooroordele en onkunde oor depressie.

Nou, ná twee jaar, kan ek sê daar het saam met my plooie begrip gekom vir waarmee my kind worstel. Dit bly 'n stryd, maar ten minste een wat ek nou verstaan.

Ek was ook deel van die veroordelende ruk-jou-reg-brigade, maar staan ek trots en verwonderd oor elke dag wat my dogter haarself laat geld.
**TROTSE DEPRESSIEVEGTER-MA**

### TROTSE DANKBAARHEID

Ek kan vandag eindelik sê, "Ma, Pa, ek's 'n apteker!"

Deur die op- en afdraandes van die afgelope jaar kon ek net dankbaar wees vir die beginsels waarmee ek grootgemaak is. Al is jy hoe ontsteld, toon altyd respek. Gaan die ekstra myl, al kry jy nie erkenning nie. Om eerlik te wees is nie opsioneel nie, foute is menslik. Moenie jouself beter as ander ag nie, want jy kan by enigiemand leer.

Ek sal my ouers altyd eer vir die beginsels wat hulle my elke dag deur hul eie voorbeeld geleer het.

Dankie, Ma en Pa!
**ANONIEM, PRETORIA**

**SKRYF AAN ONS**
E-pos hgnbrief@huisgenoot.com. Briewe moenie langer as 200 woorde wees nie. Menings wat hier gelug word, is nie noodwendig dié van die redaksie nie. Die skrywer van die wenbrief kry R300.

## SMS'E

**"Op met die af-rol-trap"** (kortverhaal, 30 Junie) is dalk fiksie, maar ek het dit met my dogter beleef. Net meer intens. Sy is vandag al 'n grootmens, maar die verhaal het my jare terug gevoer. Dankie vir julle goeie stories.
**ANONIEM**

**Ek het met 'n bloeiende maagaandoening in Soweto se Baragwanath-hospitaal beland.** Tien dae lank het ek die beste sorg gekry. Hulle het my lewe gered, en dit gratis. God seën Baragwanath en sy personeel.
**ELIZABETH EIKENHOFF**

***Op my eish!* is regtigwaar die grootste spul snert.** Dit is soos 'n sepie wat vooraf geskryf is, elkeen dink voor hy of sy praat, en al die gesoenery is om van naar te word. Is daar mense wat met my saamstem en ook so dink?
**MARIA**

**Ek stem saam met vorige briefskrywers oor *Huisgenoot* se resepte.** Te veel onbekende bestanddele wat ook glad te duur is vir die gewone leser. In watter alledaagse kombuiskas is daar iets soos "'n knypie saffraandrade" en "'n fles artisjokke".
**BEATRICE**

Jy kan vir ons kort briewe SMS na 36489. Begin met die woord HGBRIEWE. Elke SMS kos R1.



**D**IE Sondag voor sakdag spook die tennis-yster Novak Djokovic sake met die omstrede Nick Kyrgios uit om vir die vierde agtereenvolgende keer die prestigeryke Wimbledontoernooi te wen.

Aanvanklik lyk dit of die heethoof van Australië – wat die hoofopskrifte met sy uitbarstings op die Engelse grasbane oorheers het – 'n kans staan om die komkommerkoel Serwiër as die kampioen te onttroon.

Maar soos die houe aanhou val en die druk van die groot oomblik verskerp, ontrafel die plofbare Nick voor 'n mens se oë en raak slaags met die skeidsregter en die toeskouers.

Onverstoord gaan Novak voort om met meganiese presisie op die spel te fokus en die tennisraket die praatwerk te laat doen.

Eindelik hou hy wéér die Wimbledontrofee omhoog, en toe hy dit bewonder en soen, kon 'n mens nie help om te dink nie: Ai, die stryd is uitdagend genoeg – moet 'n mens nog teen jouself ook baklei?

Yvonne

redakteur@huisgenoot.com

**Het jy nuusvoorstelle?**
Stuur e-pos na nuus@huisgenoot.com met voorstelle vir artikels.

# MY MEISIES, WEGGEVAT

## 'n Pa vertel van sy verdriet ná 'n huisbrand in Springs sy gesin vernietig het

Deur **CYRIL BLACKBURN** Foto's: **OJ KOLOTI**

AAND ná aand sien hy in sy angsdrome nog die beeld van die vuurtonge wat vernietigend aan die huis lek, en ruik hy selfs die bolle swart rook wat die huis binne oomblikke deurtrek. En elke keer, net voor hy wakker skrik, hoor hy nog die angsgille van sy vrou wat saam met hul dogtertjies in die brandende huis vasgekeer is.

Weer en weer, al vir weke aaneen, maal sy vrou se laaste woorde deur sy gedagtes, sê Hein Erasmus (37): "Die huis brand, die huis brand!"



Deloris saam met haar en Hein se dogtertjies, Uvenique (links) en klein Jasmyn. Al drie is dood in die brand.



Hein Erasmus is gebroke nadat sy vrou en twee dogtertjies in 'n verskriklike huisbrand in Springs dood is.

Op daardie troebel aand van 22 Mei, skuins ná tienuur, het Deloris (37) haar man uit die newels van sy slaap wakker geruk nadat 'n brand in hul huurhuis in Dersley Park in Springs, aan die Oos-Rand, ontstaan het.

Sewe weke later onthou 'n gebroke Hein vandag hoe hy die deur in die hoofslaapkamer met bewende hande oopgesluit het; hoe Deloris die inferno binnegehardloop het om hul dogtertjies, Uvenique (4) en Jasmyn (2), te gaan haal. En hoe die drie lewelose liggame van sy meisies, soos hy hulle noem, 'n halfuur later deur nooddienswerkers uit die huis gedra is.

"Mense praat van die hel as 'n abstrakte konsep, maar dit was vir my soos die hel. Dit was asof ek in die hel wakker geword het," sê Hein, sy donker oë vol trane.

Die enigste oorlewendes in 'n driedubbele treurspel wat 'n gemeenskap in rou gedompel het, was Hein en sy bejaarde pa, Gerhard du Plooy (77). Kort tevore is dié gemeenskap ook geruk toe die Erasmusse se buurseun, klein Marno Muller (5), op 26 Mei in 'n glyplankfrats aan die toutjies van sy baadjie gewurg het.

"Dit het gevoel of iemand 'n swaar rots op my gegooi het; ek was lam," probeer Hein sy emosies beskryf oor die oomblik toe hy besef het sy gesin is in die brandende huis vasgekeer.

"Ek het na buite gehardloop om die eienaars, wat op dieselfde perseel in 'n ander huis woon, te gaan roep. My pa kon intussen uit die huis uitkom, en ek is weer na binne, waar ek 'n handdoek natgemaak en oor my kop gedraai het, maar die vlamme en die rook was te erg – ek kon die hitte teen my vel voel."

Hy kon Deloris se gille van buite hoor, onthou Gerhard. "Sy het geskree: 'Maak oop! Maak oop die deur!' Maar sy het die sleutels by haar gehad en ons kon die veiligheidshek nie oopdwing nie, al het ons aanhou probeer."

Die plaaslike brandweer en ander nooddienste was gou op die toneel, maar teen daardie tyd was die hele huis deur vlamme verswelg.

Daardie nag, net daar voor die brandende huis, het Hein en Gerhard mekaar omhels; die jong pa het op sy knieë neergesak en biddend gepleit dat sy gesin gered word.

"En toe dra hulle vir Lorris uit," sê hy, sy lyf ruk soos hy huil. "En toe vir Uvenique. En toe vir Jasmyn. Al drie toegemaak in komberse."

Reddingswerkers het Deloris weer probeer bybring, maar vergeefs. Vir die twee dogtertjies was dit heeltemal te laat.

Wat daardie aand tot die verwoestende brand gelei het wat die ruim huis in puin gelê het, moet 'n ondersoek nog bepaal. Selfs meer frustrerend, sê Hein, is dat 'n aanvanklike polisieverslag oor die nadoodse ondersoek glo aangedui het Deloris was swanger ten tyde van haar dood, maar intussen is hulle weer anders ingelig.

"Asof dit nie erg genoeg is dat my hele gesin uitgewis is nie, wag ons steeds op die verslag van die nadoodse ondersoek en dié van die brand."





Foto's wys hoe die brand die Erasmusse se huurhuis binne 'n oogwink in puin gelê het. Hein kon byna niks uit die huis red nie.

## 'EK HET DAAR BUITE DIE HUIS VIR DIE HERE GESMEEK OM MY OOK TE VAT'

DIE moegheid rem aan sy mondhoeke en skouers; ook aan sy oë, sien jy wanneer ons Hein hier by sy suster, Lorinda Oberholzer, se huis in Edelweiss, ook in Springs, ontmoet.

Hein en Gerhard woon al sedert die brandtragedie by Lorinda en wag nou om in die komende week in hul nuwe huurhuis in te trek, maar dis nie 'n blye verandering nie. Trouens, die leë huis en die afwesigheid van die vrolike kinderstemmetjies vul hom met angs.

"Ek wens ek kon net weet wat gebeur het," sê Hein, 'n veiligheidsbeheerder vir 'n myngroep.

Hein het op die betrokke aand vroeg gaan slaap, nes hy altyd doen wanneer sy skof op die myn al om drieuur die volgende môre begin, sê hy.

"Ek was al in die bed toe Jasmyn opgewonde op my rondgespring het. Uvenique het in my arms gelê, nes sy altyd doen, en vir my gesê sy is lief vir my. Ek het vir die twee gesê pappa moet nou slaap, maar dis nog net 'n paar slapies voor ons daardie Woensdag, 25 Mei, saam sou wegbreek."

Toe Deloris hom wakker maak nadat die brand in die huis ontstaan het, was sy instink om die deur na buite in die hoofslaapkamer oop te maak, die huiseienaars om hulp te vra terwyl Deloris die dogtertjies kry, en dan vanuit die hoofslaapkamer na veiligheid te vlug.

"Ek was so deur die slaap, ek het nie besef hoe ver die brand al versprei het nie, anders sou ek self ons dogtertjies gaan haal het," sê Hein.

Die huis was binne oomblikke in vlamme gehul, sê Gerhard, maar Hein is nogmaals na binne.

"Dit het gevoel of die vlamme aan my gesig lek. Die rook was so dig, ek het gesukkel om asem te haal. Ek is weer na buite om asem te skep, maar nooddienswerkers het my verhoed om weer in te gaan," sê Hein.

Deloris en die twee dogtertjies se liggame is kort daarna na buite gebring. So erg het Jasmyn gebrand dat Hein verhoed is om na sy kind te kyk.

"Ek het by my vrou en kinders neergesak en hulle gesmeek om wakker te word," onthou Hein.

So vernietigend was sy hartseer, dat hy self wou sterf. "Ek het daar buite die huis vir die Here gesmeek om my ook te vat," sê Hein.

"Met elke kompressie wat hulle Deloris toegedien het, alles in die hoop dat sy sou bykom, het ek by God bly pleit, maar vergeefs. Geen man, geen pa, geen mens behoort ooit so iets te beleef nie."

Feitlik álles is in die brand verwoes. Ook Lorinda se krimpvarkie, Moana, wat by Hein-hulle was, het doodgebrand.

'n Roudiens vir sy vrou en kinders is op 4 Julie in Springs gehou.



Hein en sy pa, Gerhard, was die enigste twee wat betyds uit die brandende huis kon ontsnap.

In die weke ná hul dood sukkel Hein nie net om die dood van sy geliefdes te verwerk en die tekort aan antwoorde nie, maar ook met kommentare op sosiale media wat "gemene gevolgtrekkings" maak, soos dié wat vra hoekom hy dan oorleef het.

"Ek het in die laaste weke regtig geleer hoe wreed mense kan wees," sê hy. "Jy kan alles verloor, jou hele lewe, en steeds geskop word.

"Ek stoei self met vrae oor hoekom ek en my pa leef; ek vra self soms vir die Here hoekom ek nie maar net saam met hulle kon sterf nie. Maar ek sal nooit weet nie."

■ **Sers. Themba Tshabalala, 'n woordvoerder van die polisiekantoor in Springs, sê 'n ondersoek na die oorsaak van die brand is nog nie afgehandel nie en dat die polisie in dié stadium nie wil bespiegel oor die oorsaak van die brand nie. Die verslae oor die nadoodse ondersoeke is ook nog nie afgehandel nie, sê hy.** ❑

VERSKAF




Zayaan Johnson en haar pa, Rashaad Matthews. Zayaan het albei haar bene verloor toe 'n kar teen hul huis gebots het.

Zayaan sit geduldig en wag terwyl Rashaad haar spesiale skoene – hy noem dit "pockets" – vir haar aantrek.

# POCKETS VIR MY PRAGKIND

Rashaad sal nooit die dag vergeet wat 'n kar teen sy huis gebots het nie; en sy dogter sal haar lewe lank met die gevolge leef, maar pa maak klaar planne

Deur **BOHEMIA JUMATT**



Zayaan in die Rooi Kruis-kinderhospitaal kort nadat haar bene afgesit is.



Die kar wat hul huis vasgejaag het en veroorsaak het dat die muur op haar val en haar bene vergruis.

**'DIE DOKTERS SÊ ONS MOET DANKBAAR WEES DAT SY NOG LEEF. DIS MOEILIK. DIS 'N GROOT ERVARING WAARDEUR ONS NOU GAAN'**

KLEIN soos sy is, was sy nog altyd mal oor skoene. En al is albei Zayaan Johnson se bene ná 'n ongeluk geamputeer, kan sy vandag weer die vreugde daarvan smaak om 'n nuwe paar skoene aan te pas.

Dis nou wel anderste skoene, oftewel "pockets", soos pa Rashaad Matthews hulle noem.

Rashaad was vasbeslote om sy dogtertjie weer te sien loop nadat albei haar bene drie maande gelede vergruis is toe 'n verbyganger met sy kar in haar ouerhuis vasgejaag het.

Daarom het hy (38) met die slim plan vorendag gekom om self vir Zayaan skoene van swart leer te ontwerp wat sy kan dra oor die stompies waar haar bene bo die knie afgesit is.

"Sy werk baie hard, en ek motiveer haar elke dag. Die belangrikste ding nou is dat sy weer sal kan loop. Sy hou nie van 'n rolstoel nie, so ons moedig haar aan om te loop," vertel hy.

Zayaan het nie veel aanmoediging nodig nie. Van opgewondenheid skuif sy op die stoel rond terwyl haar pa liefdevol die spesiale skoene vir haar aantrek en doodseker maak dit is gemaklik genoeg dat sy daarmee sal kan loop.

Sy raak ongeduldig, maar haar pa verseker haar hy is byna klaar. Dan kan sy die strate van Manenberg, Kaapstad, invaar. Haar maats is net so opgewonde en wag reeds vir haar by die hek.

Die moedige meisietjie laat duidelik niks en niemand in haar pad staan nie. Nog voor haar pa vir haar spesiale skoene prakseer het, het sy al haar eerste treë begin gee. Nes toe sy nog 'n baba was.

Al glimlag Zayaan vandag breed en durf sy weer die wêreld tree vir tree aan danksy die "pockets", is sy en haar geliefdes die afgelope drie maande deur diep waters.

So traumaties is die gebeure van daardie laaste Sondag in April dat Rashaad en Sadieka Johnson (31) en hul vyf kinders daarna hier in ouma Faiza Johnson (59) se huis ingetrek het.

Die slag van daardie noodlottige dag toe Zayaan haar bene verloor het, spook steeds gedurig by hulle, sê Rashaad. Nie sy of haar ouers wil teruggaan na die huis waar die maroen Hyundai teen die buitemuur vasgejaag het nie.

"Ek en my oudste seun, Zubair (10) het ná die ongeluk eers elke aand by die huis gaan slaap," sê Rashaad. "Elke keer wanneer ek in die deur staan, sien ek hoe die ongeluk voor my afspeel. Ek wil dit nie meer sien nie. Die kinders is getraumatiseer. Ons is getraumatiseer. Alles wat ons nou doen, doen ons ter wille van die kinders se veiligheid en gerief."

DIE dag toe Zayaan se jong lewe in 'n handomkeer verander het, het doodgewoon begin. Toe sy die oggend klaar haar pap geëet het, is sy haastig by die voordeur uit om by haar maats te gaan speel.

Net toe hoor haar ouers die slag. Toe hulle uithardloop, kom hulle af op die ongelukstoneel waar 'n motor teen die muur van hul huis gebots het. Dit het ingetuimel op hul dogter wat skynbaar leweloos daar lê met haar bene wat net aan velletjies hang.

Hulle het 'n taxibestuurder wat daar verbygery het, gesmeek om haar hospitaal toe te neem.

Zayaan was twee maande lank in die Rooi Kruis-kinderhospitaal in Kaapstad waar sy altesaam agt operasies ondergaan het. Albei haar bene is geamputeer en ysterpenne is in die oorblywende deel van haar bobene geplaas.

Sy het soveel pyn verduur dat sy later geen dokter of verpleegster naby haar wou hê nie. Die eerste maand was die moeilikste, sê Rashaad, omdat Zayaan nie met die dokters wou saamwerk nie. Iets so eenvoudig soos om 'n drup vir haar in te sit, het die verpleegsters twee tot drie uur geneem.

"Die dokters het omtrent gesukkel met haar," vertel haar pa. "Wanneer hulle met haar behandeling wou begin, het hulle na my gesoek. Ek sou by haar aankom en haar op die pyn voorberei.

"Teen daardie tyd was haar bene reeds geamputeer en het sy die pyn geken. Ek sou aan haar verduidelik dat die pyn nie so erg is soos wanneer haar bene geamputeer word nie en dat dit baie makliker is wanneer hulle byvoorbeeld 'n naald in haar steek. Eers dan het hulle daarin geslaag om die drup in te kry en het dit hulle slegs vyf minute gevat."

Haar pa en ouma Faiza was daardie maand dag en nag by Zayaan in die hospitaal.

"Dit was die moeilikste tyd ooit. Elke keer wanneer sy op die operasietafel was, het ek die ergste gedink," erken Rashaad.

"Enigiets kan op die operasietafel gebeur. Vir elke operasie was sy vyf tot ses uur lank in die teater. Ons het baie gebid, elke liewe dag."

Vir die tweede keer in Zayaan se lewe het hy gevrees dat hy sy engelkind kan verloor, soos die dag toe sy as tweejarige per ongeluk 'n ysblokkie ingesluk het. Sy was al potblou en haar klein lyfie het leweloos op die grond gelê. Rashaad glo dis danksy die Here se leiding dat hy haar lewe kon red.

Zayaan het nie meer asemgehaal nie toe hy besluit het om twee van sy vingers in haar keel af te druk en die ysblokkie te probeer uithaal. Daarna het hy met mond-tot-mondasemhaling letterlik weer lewe in sy dogtertjie geblaas.

"Dit was soos daardie oggend van die ongeluk," vertel hy. "Ek het my kind dood sien lê. Ek was histeries en moes net iets doen om haar lewe te red."

Rashaad, wat voorheen vir die Kaapstadse munisipaliteit gewerk het, is nou werkloos en wy al sy aandag aan Zayaan se herstel.

Dit is nou al 'n maand sedert sy uit die Maitland Cottage-hospitaal vir gestremde kinders ontslaan is, waarheen sy uit die Rooi Kruis-hospitaal oorgeplaas is.

"Die dokters sê ons moet dankbaar wees dat sy nog leef," sê ouma Faiza. Dan erken sy: "Dis moeilik. Dit gaan baie moeilik. Dis 'n groot ervaring waardeur ons nou gaan. Ons moet sterk wees vir haar. Ek help nou om na die tweeling te kyk om dinge makliker vir Zayaan se ouers te maak," vertel sy oor die drie maande oue Huzair en Huzairah.

Die dokter het aanbeveel dat die gesin berading kry, maar Faiza sê hulle kan nie nou daaraan dink nie.

Intussen word die 32-jarige bestuurder van die motor wat Zayaan getref het deur aanklagtes van roekelose en nalatige bestuur in die gesig gestaar, het die polisiewoordvoerder sers. Wesley Twigg aan *Huisgenoot* bevestig.

Rashaad wou eers die hofsaak volg, vertel Faiza, maar hy het besluit om liewer op Zayaan en haar herstel te fokus. "Sy is wat nou saak maak. Zayaan kom eerste. Wat in die hof en met die saak gebeur, is die Meester se besluit," sê die ouma gelate.

Die volgende ligpunt op Zayaan se herstelpad is haar nuwe kunsbene. Met die eerste aanpas-sessie by die Maitand Cottage-hospitaal was haar kleindogter in haar noppies daarmee, vertel Faiza.

Almal sien saam met haar uit na die dag, hopelik binne die volgende ses weke, dat sy haar kunsbene sal kry – nuwe bene kompleet met voete waaraan sy weer regte, egte skoene kan dra. ❑

LOMBARD LOMBARD, VERSKAF

# IN MY GLORIE IN!

**Só, vertel Nykie Pretorius, is sy verlief op Francois Jacobs nadat hulle mekaar in *Op my eish!* ontmoet het**

Deur **JACO HOUGH-COETZEE** Foto's: **OJ KOLOTI** en **LUBABALO LESOLLE**

Francois Jacobs en Nykie Pretorius is 'n paartjie nadat hy sy liefde in *Op my eish!* aan haar verklaar het.

Dit is 'n gevoel wat 'n mens kry as jy by daardie persoon is; jy weet dit net instinktief, vertel Francois.

SELDE het die vrygesel van 'n maatsoekprogram die tonge so laat klap.

Hy is net 'n pierewaaier wat in die bondel vry en dan almal huis toe stuur, het kykers gereeld op sosiale media oor Francois Jacobs laat hoor. Min het hulle geweet hoeveel drama daar werklik agter die skerms van *Op my eish!* afgespeel het.

Maar hier op die stoep van 'n restaurant in Johannesburg kan Francois (33) en die stralende Nykie Pretorius (26) vandag eindelik die sluier lig oor die uitkoms van die reeks – en ná vier maande se geheimhouding openlik 'n paartjie wees.

Dit het gevoel asof hulle 'n "geheime affair" bedryf, vertel die akteur en hartebreker van die kykNET-reeks laggend met die groetslag. Net so, beaam Nykie langs hom: "Dit was omtrent 'n tyd van vlug en wegkruip!"

Hy het haar al middel Maart as sy meisie gekies toe die verfilming van die reeks sy einde bereik het. Maar daar moes nog drama op die kassie ontvou voor hul liefdesgeheim uitgelap kon word.

Die week voor *Huisgenoot* se druktyd is daar eindelik in die slotepisode van *Op my eish!* onthul dat Nykie die vrygesel se hart gesteel het – en daarom kan hulle nou vertel hoe die romanse tussen hulle geblom het.

**'EN JA, TOE SÊ SY SY VOEL DIESELFDE. WAT 'N VERLIGTING!'**

Maar agter die skerms, hoor jy, was dit nie altyd net maanskyn en rose nie. Die ander twee finaliste, Leyla en Claudia, was so woedend vir Francois en teleurgesteld in Nykie dat hulle gedreig het om uit te loop voor Francois sy keuse kon bekend maak.

Hoekom? Omdat Nykie en Francois die aand voor die galageleentheid in sy hotelkamer betrap is – vas aan die slaap in mekaar se arms. Want tóé al het die liefde sy weg gevind.

SY GROOTSTE spyt is dat hy ander vroue in *Op my eish!* seergemaak het, erken Francois vandag.

"En dis nie net Leyla en Claudia wat tot op die einde elkeen bly hoop het dat ek hulle gaan kies nie, maar ook die ander vroue wat seergekry het toe ek hulle in die reeks moes huis toe stuur."

Maar hoe het Nykie dan daardie aand in Francois se hotelkamer beland? Ingevolge die program se streng reëls was dit verbode vir hom en die deelnemers om saam te wees wanneer daar nie verfilm word nie.

Vandag erken Francois: Hy hét die reël oortree. Sonder dat die vervaardigers daarvan bewus was, het hy eers vir Leyla en toe vir Claudia alleen ontmoet.

"Ek wou by elkeen honderd persent seker maak dat hulle oukei sal wees ná afloop van die reeks, wat ook al my finale besluit sou wees," verduidelik hy.

Intussen het sy hart reeds vir hom gesê dat Nykie die een vir hom is, maar hy wou by haar ook seker maak hoe sy voel. Toe sy later die aand toevallig by sy kamerdeur verbyloop, vat hy sy kans en roep haar binne.

"En ja, toe sê sy sy voel dieselfde," vertel Francois. "Wat 'n verligting! Soos enige mens wil jy mos nie aan die einde van die dag soos 'n poephol voel nie."

"Ek het geweet ek is flippen verlief op dié ou," sê Nykie nou.

Dit is toe dat hulle aan die gesels raak om nog meer van mekaar te leer.

En dit is waar die vervaardigers hulle teen middernag gevind het. Vas aan die slaap, met hul klere aan en die kamerdeur oop.

Natuurlik was Leyla en Claudia woedend. Hulle wou daarna vir 'n hele ruk nie eens met Nykie of Francois praat nie.

"My vriendinne het seergekry," sê Nykie. "Maar ek wou regtig nie gehad het hulle moes dit op so 'n manier uitvind nie."

Tyd bring genesing, die vrede is herstel en die drie gesels en kuier nou weer saam met mekaar.

'n Week ná die verfilming het die nuwe *Op my eish!*-paartjie vir die eerste keer vir 'n naweek alleen saam weggegaan en gaan wegkruip by sy ouers se vakansiehuis in die Laeveld.

"Net om te rus en asem te haal ná vier weke se verfilming," vertel Francois.

Daardie eerste aand steek Francois, soos sy gewoonte is, 'n vuur aan.

En dit is toe dat hy vir haar langs die knetterende rooi vlamme sê: "Dis nou 'n week later en ons is nog nie in 'n vaste verhouding nie. Voel ons dieselfde?"

Later die aand stap Nykie na die huis om iets te kry en kom terug met twee glasies likeur. Dit is toe dat sy dáárdie groot vraag vra.

"En toe smelt my hart," onthou Francois daardie aand. "Dit was net die manier hoe sy dit gedoen het. Van toe af was dit net boksports tot nou toe!"

In die dae en weke daarna het hulle mekaar se ouers en vriende begin ontmoet, maar natuurlik weg uit die openbare oog.

Nou, vir die eerste keer, mag Nykie verklap dat sy met daardie alleenafspraak by die Kruger Shalati: The Train on the Bridge (episode 9) besef het sy is besig om op Francois verlief te raak.

Hy ook, onthou hy hul gesprekke daardie skemeraand by die hotel-op-wiele terwyl die Laeveldson ondergaan. "Ons gesprekke het net dieper begin raak. Ons het gesels oor ons families en dinge in die lewe wat vir ons saak maak."

Tog was Nykie ook bang, want haar liefdespad in die verlede was met meer dorings as rose besaai.

"Kom ons sê maar net daar was baie verwagtings, beloftes en hoop geskep wat nie nagekom is nie. En wat dan? Dan word jy met die seer agtergelaat."

Ook Francois het al met die donker kant van die liefde te doen gehad.

"Albei my vorige langtermynverhoudings is deur my werk gekelder. Daar kan jaloesie intree by iemand wat nie weet hoe die bedryf werk nie of wat *insecure* voel oor haarself. Ek het nog nooit van my kant af 'n verhouding beëindig nie."

HY IS 'n akteur van Johannesburg; sy 'n Pretorianer en eienaar van Ney Designs, 'n klerereeks. Maar tydens die skietwerk aan *Op my eish!* het die twee besef dat hulle geaardhede en belangstellings baie ooreenstem.

En die afgelope vier maande saam – al was dit in die geheim – het dit net vir hulle bevestig.

"Ons hou albei van die plaas en die bos," sê Francois. "Dit is deel van ons lewe om wakker te word met koedoes wat 'n entjie van jou af water drink."

Nykie onthou hoe sy as kind "meer van Sun City se Valley of the Waves gehou het as van Gold Reef City se ritte". Sy hou meer van water as van hoogtes, verduidelik sy. "Dit is waarom sy al die wateraktiwiteite in die reeks so geniet het."

Dieselfde met hom, val Francois haar in die rede. "Enige pret en spoed wat op die water afspeel, is my ding! Nykie is dieselfde; sy is ook 'n regte adrenalienvraat. O ja, en 'n ander pluspunt is dat sy vir my grappies lag!"



Francois se hond, Tjoppa, deel in hul geluk.

"Ek is in my glorie in verlief op hom," sê Nykie dan toe sy na Francois draai. Haar linkerhand vroetel deur sy hare. Hy som op: "Dit is 'n gevoel wat 'n mens kry as jy by daardie persoon is; jy weet dit net instinktief."

Die skeptiese kykers kan nou maar kennis neem: Francois vry nie meer in die bondel nie. ❑




Die elektriese ingenieur en ontleder Chris Yelland glo Suid-Afrika kan energiesekerheid bereik as almal saamwerk.



Sy liefde vir sy werk keer dat hy aftree, maar tyd saam met sy vrou, Ianthe, en hul kinders en kleinkinders is ook baie belangrik.

'n Prokureur met 'n menslike aanslag, sê hy oor sy dogter Jane, wat ook 'n graad in maatskaplike werk het.

# MNR ENERGIE: 'ONS KAN ESKOM REGRUK'

**Chris Yelland word nooit moeg daarvoor om na energieoplossings te soek en Eskom te analiseer nie, en hy sê die kragvoorsiener kán reggeruk word – maar is hy 'n stem in die duisternis?** Deur **RICHARD VAN RENSBURG**

HY IS die nasie se gids deur die nimmereindigende beurtkragverdriet. As jy sukkel om die wie, waarom en wat nou van ons elektrisiteitskrisis te verstaan, is Chris Yellend se alombekende gesig daar op jou skerm om dit te verduidelik. Dis nou mits jou krag nie af is nie.

'n Rubriekskrywer het Chris (68) onlangs Suid-Afrika se "onvermoeibare energieontleder" genoem, want in sy aftreejare is dié pa van drie gedurig aan die werk. Tog is hy beskeie oor sy ekspert-status.

"Ek dink ek het eintlik 'n blote oorsigtelike kennis van die energiesektor," vertel Chris.

"Ek het dalk die vermoë om ingenieurs se sogenaamde *technotalk* – soms noem ek dit self *technobabble* – om te skakel en sin daarvan te probeer maak op 'n manier dat kykers, luisteraars en lesers dit hopelik kan verstaan."

En al vertel hy reguit wat als fout is met Eskom, is dit die soeke na oplossings wat hom die besigste hou – selfs by sy vakansiehuis langs die see.

DIE gebore Durbaniet was 'n leerling aan die Johannesburgse spogskool King Edward VII. "Ek was ietwat van 'n *misfit* in daardie sportskool. As rugby verpligtend was, sou ek in die G-span gewees het," lag hy.

Hy het boeke verslind en tegnologie het hom gefassineer. Sy elektriese-ingenieur-pa, Herbert John, het hom dan ook subtiel in 'n wetenskaplike rigting gestuur – en so speel-speel het hy die aas gesluk.

"Ek was nog baie jonk toe hy vir my 'n chemie-stel gekoop het. Ek het groot pret gehad, dinge opgeblaas en stinkbomme gemaak. Hy het ook vir my 'n boek gekoop oor hoe om jou eie kristalradio te bou en my toe hierdie klein radio help bou.

"Die klank deur die oorfone was baie sag, maar vir my was dit 'n wonderwerk dat jy sonder krag, sonder batterye, met net 'n draad op die dak en 'n aardkonneksie na LM Radio se treffersparades kon luister. Ek het versot geraak op elektriese ingenieurswese."

Ingenieurs is volop in die Yellend-familie. "My ambagsman-oupa, Percy John, het PJ Yelland & Company in Durban begin. Sy twee seuns – my pa en sy broer – het dit in 'n elektriese-ingenieursmaatskappy help omskep," sê Chris.

Hyself het elektriese ingenieurswese aan die Universiteit van KwaZulu-Natal studeer, en hom toe in Brittanje as 'n geoktrooieerde ingenieur bekwaam. Terug in Suid-Afrika het Chris by die familie-ingenieursaak aangesluit.

Yelland Engineering is later oorgekoop, en Chris het as direkteur vir die nuwe eienaars gewerk, maar ná vyf jaar "my eie besigheid begin – konsultasie en tegniese skryfwerk".

Chris het die vaktydskrif *Energize* begin, terwyl sy afgetrede pa redakteur was van *Electron*.

"Eendag bel hy my en sê hy is met terminale beenkanker gediagnoseer – wil ek nie 'n samesmelting oorweeg nie, want hy is sterwend. En so het ons twee besighede toe as EE Publishers saamgesmelt."

Einde 2019 het Chris (toe 65) afgetree en van sy publikasies verkoop. "Maar teen Januarie, Februarie 2020 tref covid Suid-Afrika en beland ons in *lockdown*. Vir die eerste keer in my lewe was my tydsberekening reg!"

Maar van rus was daar g'n sprake. "Ek het EE Business Intelligence (EEBI) begin – en dit gaan van krag tot krag. Dis net ek wat meestal van die huis af werk, 'n paar sakevennote en mense wat ek soms kontrakteer om te help. En ek geniet regtig wat ek nou doen."

Dis danksy EEBI dat hy nou die nasie se kragekspert is. Want benewens die konsultasiewerk doen hy ook televisie-, radio- en skryfwerk, wat hom "baie na aan die hart lê".

Om te dink dit het als met daai tuisgeboude radio'tjie begin.

TUSSEN alles deur vind Chris ook krag vir kosbare gesinstyd. Hy en Ianthe, 'n afgetrede onderwyseres, is al meer as 40 jaar getroud. Hy is duidelik trots op hul drie spruite.

"Ons oudste kind, Alice, woon al amper 10 jaar in Frankryk. Sy's getroud met, raai, 'n elektriese ingenieur! Dit moet iets Freudiaans wees!" Die paartjie woon in die stad Grenoble en het drie kinders.

"Ons seun, Mark, is ook getroud, en in die gedrukte en elektroniese mediabedryf," gaan Chris voort. "En dan's daar ons jongste dogter, Jane, wat betreklik onlangs as prokureur gekwalifiseer het."

Wanneer hy nie Eskom se kwale diagnoseer nie, verslind hy alles van politiek tot ekonomie, sake en tegnologie aanlyn.

"Andersins hou ek daarvan om net te ontspan, te swem of na my kothuis op die strand by Ramsgate, suid van Durban, te gaan. Dis altyd 'n wonderlike ervaring, heeltemal weg van die gejaag."

Maar, bieg hy, "ek het 'n veselverbinding daar, so ek kan daar werk."

Kom hy dan nooit weg van die werk nie?

## WAT IS ALS FOUT MET ESKOM?

As kragvoorsiener gee hy Eskom 3 uit 10.

"Hulle is nie volhoubaar nie. Volhoubaarheid het drie pilare: finansieel, operasioneel en omgewingsgewys. Met Eskom is elkeen van daardie pilare gebreek.

"Hulle kan byvoorbeeld net 50% van hul skuldverpligtinge diens. Dus moet hulle jaarliks op 'n staatsreddingsboei van omtrent R50 miljard staatmaak.

"Operasioneel? Wel, ons het beurtkrag. En omgewingsgewys voldoen geeneen van hul steenkoolkragstasies buiten Kusile aan SA omgewingswette nie," som hy op.

Wie se skuld is dit?

Die bestuur van Eskom se hande is grootliks vasgebind, verduidelik Chris.

"Die aankoop van nuwe opwekkingskapasiteit berus by die minister van minerale bronne en energie (die omstrede Gwede Mantashe). Daarby kan jy net behoorlike instandhouding doen as jy genoeg reserwe-opwekkingskapasiteit het, maar ons het geen reserwekapasiteit nie. As jy nie speling het om instandhouding te doen nie, kan jy dit nie regtig behoorlik doen nie."

Die gesukkel met die jongste twee kragstasies, Medupi en Kusile, dateer van 10,15 jaar terug, voeg Chris by.

"Hulle moes werk oordoen weens probleme met die oorspronklike ontwerp en projekuitvoering.

"Die huidige bestuur is dus nie die oorsaak nie; hulle probeer probleme van die verlede regmaak."

Die onlangse fase-6-beurtkrag was grootliks die resultaat van "'n loondispuut en onwettige stakings" sê Chris.

Wat is die kragdoepa?

Ons het dringend nuwe opwekkingskapasiteit nodig. Chris stel 'n "nasionale prioriteitsprojek" voor om beurtkrag te beëindig.

Dié projek sal fokus op die vinnige oprig van hernubare-energieaanlegte deur grootliks die privaat sektor en die regering se taak sal wees om die rompslomp rondom privaat opwekking te verwyder.

"Eskom het self erken hulle kan nie hierdie uitdaging alleen hanteer deur die instandhouding (van ou, afgeleefde steenkoolkragstasies) nie."

Chris meen as so 'n regrukprojek nasionaal gekoördineer word, sal die koste vir Eskom, munisipaliteite en die staatskas "betreklik laag" wees.

Chris lag. "Vir my is dit nie werk nie. Dis my lewe, my stokperdjie, my belangstelling. Dit hou my besig en my verstand aktief. Ek's passievol oor die energiesektor. Ek's passievol oor Suid-Afrika en wat in die land gedoen moet word," sê hy.

"Ek glo dis 'n land van groot geleenthede – maar ons het baie, baie werk om te doen." ❑

# TOT SIENS, BRITSE BOSKAAS

Boris Johnson het die een skandaal ná die ander in sy drie jaar as Britse premier oorleef, maar hy is oplaas gedwing om te bedank

Saamgestel deur **DENNIS CAVERNELIS**

OP DIE oog af is hy 'n koddige figuur met sy bos geel hare, maar sy vermoë om te oorleef is verstommend.

Sy rokjagtery, drinkpartytjies in die Britse premierswoning gedurende die inperking, verbintenisse met twyfelagtige politieke weldoeners, seksskandale – die premier van die Verenigde Koninkryk, Boris Johnson, kon hom skynbaar uit alles loswikkel.

Maar selfs die glibberige Johnson (58) kon nie langer uithou teen 'n reuse-opstand binne sy eie party nie. Dosyne ministers en parlementslede (LP's) van die Konserwatiewe Party het uitgeloop weens sy leuens en ná 'n paar dae van politieke hoogdrama het Johnson oplaas as partyleier en eerste minister bedank.

Maar van verskonings was daar geen sprake toe hy buite 10 Downing Street sy vertrek aankondig nie. "Ek weet daar sal baie mense wees wat verlig is en dalk 'n hele paar wat teleurgesteld is. Ek wil hê julle moet weet hoe hartseer ek is om die beste pos in die wêreld te laat vaar. Dis maar net hoe dinge uitgedraai het."

**'DIE PUBLIEK VERWAG MET REG DIE REGERING MOET BEHOORLIK, BEVOEG EN ERNSTIG BESTUUR WORD'**

Rishi Sunak, die gewese Britse minister van finansies, het bedank nadat sy kollega Sajid Javid bedank het.

## DIE OPSTAND

Die laaste strooi was die Chris Pincher-skandaal. Die adjunkhoofsweep het bedank nadat hy daarvan beskuldig is dat hy twee mans betas het.

Johnson het verklaar sy bedanking was "genoeg straf". Toe bars die duiwel los.

Die eerstes wat bedank het was Sajid Javid, die minister van gesondheid en maatskaplike sorg, en Rishi Sunak, die minister van finansies.

"Die publiek verwag met reg die regering moet behoorlik, bevoeg en ernstig bestuur word," het Rishi gesê.

En Sajid: "In 'n stadium moet ons tot die gevolgtrekking kom dat dit nou genoeg is. Ek glo daardie punt is nou."

Johnson het Nadhim Zahawi in Rishi se plek as minister van finansies aangestel. Maar net die volgende dag was Nadhim se boodskap aan hom: "Jy moet nou die regte ding doen en loop."

**'IN 'N STADIUM MOET ONS TOT DIE GEVOLGTREKKING KOM DAT DIT NOU GENOEG IS. EK GLO DAARDIE PUNT IS NOU'**

Sajid Javid, die gewese minister van gesondheid en maatskaplike sorg, het die rits bedankings gelei wat tot Johnson se bedanking gelei het.

Johnson het vasgeskop, maar binne slegs dae het die uittog van Tories – soos wat lede van die Konserwatiewe Party bekendstaan – tot 50 gegroei en die populistiese premier moes bes gee.

Maar die drama is nog nie verby nie.

Johnson het laat weet hy gaan aanbly tot sy opvolger verkies word – dalk eers in Oktober. Maar Angela Rayner, die leier van die Arbeidersparty, dreig toe met 'n mosie van wantroue in die parlement as hy nie dadelik padgee nie. "Hy is 'n bewese leuenaar bedek in smet, en ons kan nie nog 'n klomp maande hiervan hê nie."

En met minstens 12 kandidate wat reeds hul hande opsteek vir Johnson se pos, kan dinge behoorlik morsig raak.

## DRIE JAAR VAN SMERIGE SAGES

Johnson se populistiese veldtog as Brexit-kampvegter het hom in 2019 tot binne in die premierswoning gedra. Maar sy bewind was meer bekend om skandale as suksesse.

### DIE COVID-19-KATASTROFE

Hy is gebraai oor sy halfhartige reaksie op die pandemie. In 2020 het hy versuim om vyf covid-krisisvergaderings by te woon. Hy het glo gesê hy sal eerder sien dat lyke "in hul duisende ophoop" as om 'n derde nasionale inperking aan te kondig. Die premier was traag om 'n masker in die parlement te dra en senior partylede te straf vir oortredings van covid-regulasies.

So het hy geweier om sy hoofadviseur, Dominic Cummings, af te dank oor dié se berugte wegbreek na Barnard Castle om "sy sig te laat toets" – toevallig op sy vrou se 45ste verjaardag.

Hy het die destydse minister van gesondheid, Matt Hancock, beskerm nadat dié reëls oor sosiale afstand oortree het in die verloop van sy affair met 'n assistent, Gina Coladangelo, in sy kantoor.

Johnson en sy vrou, Carrie, was twee van 84 Tories wat beboet is weens partytjies in 10 Downing Street tydens die streng inperking, terwyl gewone burgers van hul geliefdes geskei was.

Hy het alles ontken, selfs nadat foto's en video's uitgelek is. Maar ná 'n omvattende ondersoek moes hy en sy vrou elk £50 (sowat R1 000) opdok. En hy moes koningin Elizabeth, wat weens die inperking stoksielalleen moes sit met die roudiens vir haar man, prins Philip, om verskoning vra.

Steeds het Johnson oorleef – maar sy partylede het ál harder begin mor.

### SEKSSKANDALE

Buiten Chris Pincher se skandaal, was daar Imran Ahmad Khan, die LP wat bedank het nadat hy skuldig bevind is aan die seksuele aanranding van 'n 15-jarige seun. Hy het in Mei 18 maande tronkstraf daarvoor gekry.

Neil Parish, ook 'n wetgewer, het in Mei bedank nadat hy in die Britse laerhuis na pornografie op sy foon gekyk het.

En 'n derde wetgewer is onlangs weens verkragting en seksuele aanranding in hegtenis geneem. Hy is nie geïdentifiseer nie.

## QUO VADIS, BORIS?

Na verwagting sal hy en Carrie elders in Londen intrek. Hy is 'n uitgeslape veldtogleier en kan dalk as raadgewer optree vir korporasies of die Britse regering. Hy is destyds as 'n leerlingjoernalis afgedank omdat hy 'n aanhaling versin het, maar in sy politieke loopbaan het hy verskeie rubrieke vir Britse koerante geskryf.

Of die Johnsons kan 'n ruk saam met hul kroos, Wilfred (2) en Romy (7 maande), gaan uitspan op die landgoed in Oxfordshire wat hy in 2003 gekoop het. Dis £1,2 miljoen (R24 miljoen) werd, het 'n tennisbaan en swembad, en is omring deur groen heuwels. ❑

Daar word bespiegel dat Johnson steeds in die politiek betrokke sal bly, dalk agter die skerms as veldtogbestuurder.



## DIE SYFERS

**50**
Soveel ministers en hul assistente het binne 48 uur bedank weens wantroue in Johnson se leierskap.

**2**
Soveel kandidate sal staande bly ná die uitdunstemrondes vir 'n nuwe partyleier. Hierdie kandidate voer dan hul veldtogte vir die finale leierskapsveldtog waarvan die uitslag teen September verwag word.

**200 000**
Soveel lede van die Konserwatiewe Party kan vir hul nuwe leier stem.

**21**
Die dag in Julie wanneer die Britse parlement se somervakansie begin. Die Tories hoop om teen dan hul finale twee kandidate te hê.

**R2,2 miljoen**
"Weldoeners" het £112 000 (sowat R2,2 miljoen) opgedok om Johnson en Carrie se woonstel in 10 Downing Street te verbeter. 'n Ondersoek het getoon hy was glo nie bewus van die skenkings nie en het die koste daarna self gedek. Maar later is WhatsApp-boodskappe tussen hom en een van die weldoeners uitgelek.

## 10 DOWNING STREET SE SWAAIDEUR

**Johnson is nie die eerste premier wat voor die einde van sy ampstermyn vir oulaas by die bekende swart voordeur moes uitstap nie.**



### MARGARET THATCHER

Brittanje se langs dienende premier van die 20ste eeu het in November 1990 ná 'n kabinetrebellie uitgetree.

Haar universele "poll tax", betaalbaar deur elke volwassene ongeag inkomste, het gewelddadige straatprotes uitgelok.

Sy het ook groot teenkanting gekry omdat sy nouer bande met Europa wou aanknoop. Haar gewese bondgenoot, Geoffrey Howe, het bedank en haar Europese beleid sterk aangeval. In die daaropvolgende leierskapstryd is sy deur John Major vervang.



### TONY BLAIR

Ten spyte van sy gewildheid het sy eie Arbeiderspartylede teen hom gerebelleer omdat hy geweier het om Israel te kritiseer vir die oorlog in Libanon in 2006. Hy was ook ongewild weens sy volgehoue steun van pres. George W. Bush en die omstrede oorlog in Irak.



### GORDON BROWN

Hy het ná die algemene verkiesing in 2010 as premier bedank, en dit het gelei tot 'n parlement sonder 'n volstrekte meerderheid. Hy is ook wyd gekritiseer vir Brittanje se ergste resessie sedert die Tweede Wêreldoorlog. En hy het verstrengel geraak in 'n skandaal waarin hy en ander senior politici uitgawes moes terugbetaal waarvoor hulle geëis het. In Gordon se geval was dit £12 000 wat hy onregmatig vir huisskoonmaak- en tuinmaakdienste geëis het.





### DAVID CAMERON

Sy teenkanting teen Brexit – Brittanje se uittog uit die Europese Unie – het sy termyn skielik kortgeknip. Hy het verklaar dat Brexit die Britse ekonomie onherroeplik sou skend. Maar in 'n nasionale referendum het die meerderheid Britte toe ten gunste van Brexit gestem, en hy het bedank.



### THERESA MAY

Haar pogings om ná David Cameron se bedanking 'n "sagte" Brexit te onderhandel, is deur bittereinders in die Konserwatiewe Party afgeskiet. En met die verwerping van haar daaropvolgende voorstelle vir 'n Brexit-ooreenkoms, is haar leierskap erg verswak. Sy het ook net drie jaar in die pos gehou.

GALLO IMAGES/AFP, GALLO IMAGES/GETTY IMAGES, GALLO IMAGES/REUTERS

BRONNE: THEGUARDIAN.COM, NYTIMES.COM, WASHINGTONPOST.COM, HELLOMAGAZINE, METRO.CO.UK, GOV.UK, REUTERS.COM, NATIONALWORLD.COM, CNN.COM, SKYNEWS.COM, NPR.ORG, NEWS24.COM, INDEPENDENT.CO.UK, VOANEWS.COM